Lees: Esegiel 37:1-14; Teks:Rut 1:6-18

Titel: In Sy Soewereine genade bewerk God die terugdraai van dood na lewe

Geliefde broers en susters,

Ons aanbid 'n God wat wonderwerke doen. Ons sien dit wanneer Hy ongelowige na Christus toe draai. In ons land is daar 'n verskriklike aborsie slagting. Daar is egter ook merkwaardige verhale van mense wat in aborsie klinieke gewerk het. Deur gelowige getuienis van Christene, is hulle tot geloof in Christus bekeer. God werk wonderwerke van lewe in hul harte en hulle draai weg van die pad van dood. As ons God sien werk in mense se harte, wil ons hom des te meer prys.

In die Bybel in Esegiel 37, lees ons van een van die mees kragtigste uitbeeldings van God se almag om dood in lewe te verander. Die profeet sien 'n vallei met doodsbeendere. Hulle is dor en droog- hulle is al vir n lang tyd dood. Behalwe vir die profeet, is daar geen ander lewe in die vallei nie. Die enigste lewende wese is die profeet en hy kry opdrag om die Woord van lewe te verkondig. Soos hy gepredik het, begin die bene weer verander in lewende wesens. Toe die Heilige Gees kom, was daar weer lewe in die vallei. God het wonderbaarlik in dooie bene weer lewe gebring.

Ons lewe in 'n wêreld vol van dood. Sondaars is verslaaf daaraan en word daardeur gekenmerk. Die Bybel is baie duidelik daaroor, dat as iemand nie 'n christen is nie, dan is hy geestelik dood. Fisies lewe hulle en haal asem, maar in hulle harte is hulle dood. Hulle het harte van klip. Die vloek van sonde het dood gebring in 'n wereld wat vol lewe was. Die goeie nuus is dat God nie verwerp wat Hy geskep het nie.Van dooie bene , wek God nog steeds lewe. In feite, die hele Bybel is die verhaal van hoe God dit gedoen het en dit nog steeds doen en nog sal doen.

In ons teks van Rut sal ons dit ook sien. God werk in die lewens van Naomi en Rut om lewe te bring uit die dood.By die vorige preek oor Rut het ek genoem dat Rut 'n voorouer van ons Verlosser is. God het deur hierdie Moabietiese vrou ons Here Jesus Christus in die wereld gebring. Hy het ons gered van die dood wat ons vanwee ons sondes verdien het. Vandag se tema: **Ons sien hoe God in sy soewereine genade, lewe terugbring uit die dood.** Ons sien :

1. Naomi verontagsaam die Antitese;
2. Rut se toewyding aan Naomi en haar God.

Naomi het op 'n manier uitgevind dat die hongersnood in Israel verby was. In Rut1:6 staan daar: "want sy het in die veld van Moab gehoor dat die Here op sy volk ag gegee het deur aan hulle brood te gee."Dit beteken hulle het na God omgedraai in geloof en berou, en Hy het vir hulle voorsien. Een van die sleutelwoorde in ons teks is "teruggegaan." Ons kry dit hier in vers 6. Nadat sy gehoor het daar dat daar weer lewe in die verbonds gemeenskap is, het Naomi besluit dat sy deel daarvan wil wees. Ons kan sê sy wou deel hê van die verbond se seëninge van kos en lewe. Naomi het besluit dat dit tyd is dat sy teruggaan van dood in Moab na lewe in Israel, tenminste op 'n oppervlakkige manier.

Onthou, sy het 2 skoondogters, Orpa en Rut. Dit was al wat oor was van haar familie. Haar man en 2 seuns het gesterf en daar was geen kleinkinders.In  die vorige preek het ons gesien dat die familie by ‘n doodloopstraat is. Net 3 kwesbare weduwees het oorgebly.

Die 2 weduwee dogters het gedink dat dit die beste vir hulle 3 sou wees om bymekaar te bly. Orpa en Rut wou saam met Naomi na Israel teruggaan. Die taal wat die skrywer van Rut gebruik, is merkwaardig. In beide verse 6 en 7, gaan nie net Naomi terug na land van Juda nie, maar ook Orpa en Rut. Die woord “terugkeer” word ook vir hulle gebruik. Dis baie vreemd. In watter sin sou Orpa en Rut “terugkeer” na Israel?

Hier moet ons dink aan die totale beeld. Ons moet onthou dat buite die die verbondsverhouding met God, is daar dood. Moab is nie n land van lewe nie, maar ‘n land van dood.  By Moab word God nie aanbid nie, daar is geen liefde vir God nie. Moab is ‘n plek waar mense nie omgee wat die ware God beveel nie. Moab bestaan omdat sekere mense gerebelleer het teen God en die dood meer liefgehad het as God. Moab is nie God se ontwerp vir sy skepping nie. God het Adam en Eva geskape om in gemeenskap met Hom te lewe. Moab het hierdie plan probeer vernietig. God wou Sy plan herstel en HY het beplan om dit te doen deur n sekere familielyn-Abraham, Isak, Jakob en so aan. Dus God werk deur die familielyn van Abraham en nie Lot nie , sy neef, van wie die Moabiete afstam. God het egter gesê dat alle families op aarde geseën sal word deur Abraham. Deur Abraham en sy nageslag, wou God die nasies tot Hom laat terugkeer.

Ons het sopas psalm 67 gesing en daardie Psalm gaan oor die nasies wat God prys. Traditioneel is Psalm 67 gesing deur die Jode op Pinksterfees. Pinksterfees was ‘n fees van die weke [7 weke] en in Hebreeus is daar 7 verse in  Psalm 67 met n totaal van 49 woorde.- Dalk was die psalm spesiaal geskryf vir daardie geleentheid. Pinksterfees was ‘n fees waar hulle die oes gevier het. Die oes van voedsel was verbind met die oes van nasies. Het julle geweet dat dit gewoonte was vir die Jode om die boek van Rut te lees by die viering van Pinksterfees? Die boek van Rut het dwarsdeur ‘n tema wat gaan oor oes en dit handel ook oor die oes van nasies. Dit spreek van God se plan om die nasies na Hom te laat terugkeer, om hul genadiglik te bring van dood na lewe. Dit was dus ‘n goeie ding dat Orpa en Rut van Moab met Naomi na Israel wou terugkeer.

Kyk nou na wat Naomi gedoen het. Sy probeer om hulle weer na Moab terug te stuur, nie net eenkeer nie, maar selfs ‘n paar keer. Naomi het gedink dit sal beter vir hulle wees om in hulle eie land te bly. Sy redeneer dat hulle nie mans sal kry as hulle saam met haar kom nie. Naomi het hulle in die naam van die HERE selfs geseën. Sy het alles in haar mag gedoen sodat hulle kan omdraai en teruggaan na Moab.

Nou kan ons dit lees en sê, “ Wel, ek sou dit dalk ook gedoen het as ek in Naomi se plek was. Daardie arme Moabietiese meisies sal dalk nie kan trou nie. Dit kan moeilik raak om na ‘n nuwe land en ‘n nuwe kultuur te gaan. Ek sou hulle ook terugstuur het.” Daar is egter ‘n groot probleem in Naomi se denke. Dit was ‘n fout wat God se mense telkens deur die geskiedenis gemaak het. Naomi se denke was heeltemaal horisontaal , heeltemaal gefokus op hierdie aarde en menslike kwellings. Sy het nie die vertikale in ag geneem nie. Sy het nie God en sy wil in ag geneem nie. Sy het nie oor die Antitese gedink nie.

Ons praat nie meer veel oor die antitese nie, maar dit is n baie belangrike beginsel in die Christelike wêreldsiening. Ons moet meer daaroor praat en toelaat dat dit die manier is wat ons

denke en optrede beinvloed. Wat is die antitese? Verbeel jou vir n oomblik jy staan op n brug bo op ‘n snelweg. Jy staan in die middel van die brug en jy kyk af oor die snelweg. Motors beweeg op die snelweg na die een kant en motors beweeg op die snelweg na die ander kant. Mense ry na die een rigting of na die ander rigting, kom ons sê hulle gaan na oos of na wes. Niemand op die snelweg reis na noord of suid of noord-oos of suid-wes nie. Dit is oos en wes, klaar. Die verkeer op die snelweg word verdeel deur ‘n middelmannetjie. Die middelmannetjie verdeel die verkeer. Dit illustreer die wereld waarin ons lewe. Mense gaan in die een rigting of die ander. Hulle is of op die breë pad wat lei na die dood of op die smal pad wat lei na die lewe. Dit is of die een pad of die ander, daar is n antitese tussen die 2 - ‘n skeidslyn, net soos die middellyn wat verkeer skei op ‘n snelweg. Hierdie antitese moet herken word deur gelowiges. In beginsel beweeg ons nie in dieselfde rigting as die wereld nie, en in praktyk moet dit alhoe meer wys in die manier hoe ons lewe.

Naomi het nie volgens hierdie lyne gedink nie. Sy het die antitese verontagsaam in haar denke en uitsprake. Sy was op pad terug na die Beloofde land, terug na waar genademiddele by die tabernakel beskikbaar was. Sy het gedink dat sy liefdevol optree deur haar skoondogters terug te stuur op die breë pad na die dood in Moab. Hier was ‘n gulde geleentheid vir hierdie vroue om ‘n ommekeer te maak, en Naomi probeer dit ondermyn.

Toe Naomi vir Orpa en Rut terugstuur, het sy nie nagedink oor wat sy vir hulle sê nie. Sy het hulle teruggestuur na die dood. Deur hulle terug te stuur na hulle afgode, het sy hulle in ‘n sekere sin teruggestuur na die pad van hel. Hulle wou met Naomi teruggaan op die pad na lewe. Hulle wou na n land gaan waar God se naam is, waar daar verbonds gemeenskap is, waar daar geleentheid was vir vergewing en versoening deur die bloedige opofferings wat gewys het na Christus. Naomi het egter gesê, “nee, my dogters , gaan terug na die duiwel en sy mense in Moab. Gaan terug op die breë weg wat lei na die dood.” Naomi het gedink sy doen iets goeds vir Orpa en Rut, maar deur te vergeet van die antitese, het sy die ergste gedoen vir haar skoondogters.

Dit is vandag ook so maklik om die antitese te vergeet, is dit nie? Ons kan so maklik vergeet dat ons ongelowige familie en naaste op die breë pad is na die dood. Ons sal hulle selfs aanmoedig op daardie pad, sonder om eers daaraan te dink oor wat ons doen. Ons teks ontbloot hierdie sonde vir wat dit is. God se plan vir mense is om lewe te besit. God se plan vir mense van alle nasies is om lewe te besit deur die kinders van Abraham, en ons is die geestelike kinders van Abraham as ons in Christus glo.

Toe Naomi geprobeer het om Orpa en Rut terug te stuur na Moab, was sy ‘n slegte getuie vir Hom en het daardeur onwaardig teenoor God opgetree. Sy het God nie in ag geneem nie, sy was nie gretig dat hy ook deur Heidene geprys word nie. Hiermee wys sy, hoeveel sy en ander ‘n Redder nodig het . As ons daaroor nadink, wys sy ook hoeveel ons almal ‘n Redder nodig het. Omdat ons almal by tye vergeet om rekenskap van God in ons lewens te gee, verontagsaam ons die antitese en maak asof dit nie bestaan nie. In plaas daarvan om mense na die smal pad van lewe te help, sê of doen ons dinge sodat hulle bly op die breë pad na die dood. Hierdie optrede is sondig. Ons kan so dankbaar wees, dat ons ‘n Redder het wat ‘n perfekte lewe gelei het in ons plek , een wat altyd God in ag geneem het in sy lewe. Hoe dankbaar kan ons wees dat ons ‘n Redder het wat ten volle betaal het vir ons sondes, ook ons sondes waar ons minagting het vir

die Here en sy planne vir ons, en die wêreld waarin ons lewe. Die Woord verkondig dan ook dat alles bedek word deur die bloed van Christus. Ons word vergewe en vrygestel van die vloek wat rus op die verontagsaming van God en sy weë.

Broers en susters, ons het 'n wonderlike Heiland, wat ons verlos het van al ons sondige dwaasheid en die maniere wat ons gefaal het om ons naaste te help. Hierdie selfde Heiland het plaas ons terug op sy weë . Hy wil hê dat ons meer en meer gelyk word aan sy beeld, deur te vertrou op sy woord en Gees. Dit beteken dat ons toenemend bewus word van die antitese wat God in hierdie wereld geplaas het. Dit beteken dat ons bewus word van ons roeping met betrekking tot die ongelowiges. Ongeloof is ernstige sonde. Om jou eie pad te loop, veroorsaak baie moeilikheid in hierdie wereld. Dit alles is maar bleek in vergelyking met wat ons in die hiernamaals sal teëkom. So, ongelowiges mag nie meer van ons hoor, "dis reg so bly maar op die verkeerde pad". Nee dit moet wees "kom saam met my op die pad van die lewe!" Dit is wat ongelowiges van ons moet hoor.

Ons sien in ons teks , dit wat soveel kere al gebeur het, dat God besig is tenspyte van die sonde van sy mense. God bewerk genadiglik 'n terugkeer van dood na lewe, tenspyte van Naomi se verontagsaming van die antithesis. Sy was swak en sondig, maar God was nog steeds in beheer. Menslike sondigheid kan God nie van sy troon ontneem nie. Dit kan ons ook sien, as ons kyk wat met Rut gebeur het.

Toe Naomi haar skoondogters terugstuur na Moab, het hulle daaroor gestry. Orpa het uiteindelik vir Naomi geluister en het teruggegaan. Sy was verlore vir die wereld, vervreemd van God. Orpa het teruggegaan na die dood. Maar nie Rut nie. Rut het geweier om te luister na wat Naomi sê en dit was 'n goeie ding. Eintlik, dit wat haar skoonma vir haar gesê het, was verkeerd voor God . As iemand in n gesagsposisie jou beveel om iets te doen teen God se wil, is dit nie nodig om dit te gehoorsaam nie. Dit sal verkeerd wees om te gehoorsaam. Ons moet altyd onthou wat Petrus gesê het toe hy gekonfronteer was met wat God sê en wat mense sê. In Handelinge 5:29 sê Petrus: "ons moet aan God meer gehoorsaam wees as aan die mense." Rut het nie geluister na haar skoonma nie, sy het met haar gestry totdat sy haar sin gekry het, maar dit was nie sondig nie. Inteendeel, dit was die regte ding om te doen. Sy het aangedring om met Naomi na Israel na terug te gaan.

Dit is dan wanneer ons daardie onvergeetlike woorde hoor van Rut: "Want waar u gaan,sal ek gaan; en waar u vertoef, sal ek vertoef; u volk is my volk en u God is my God. Waar u sterwe , sal ek sterwe en daar begrawe word! Mag die HERE so aan my doen en so daaraan toedoen-net die dood sal skeiding maak tussen my en u." Dit is werklik merkwaardige woorde van hierdie Moabietiese vrou. Sy gaan Naomi nie verlaat nie. Sy gaan bly waar Naomi bly. Rut het haar Moabietiese identiteit agtergelaat en 'n Israeliet geword. Om dit tedoen, beteken dat sy Kamos en die ander Moabietiese gode verlaat het, om Yahweh te volg, die enigste ware God.

"U God is my God" sê Rut. Hierdie woorde is ryk aan betekenis. Rut draai haar rug op Kamos, die nasionale god van Moab. In 2 Konings 3 lees ons hoe Mesha koning van Moab gerebelleer het teen Jehoram. Dit het daarnatoe gelei dat Israel die Moabietiese koning aangeval het en hulle het die oorhand oor hom gekry. Die Moabiete was besig om te verloor en hulle het 'n guns gesoek by hulle god, Kamos. So, wat het Mesha toe gedoen? Hy het sy oudste seun as 'n brandoffer geoffer. In 2 konings 3 leer ons dat die aanbidding van Kamos gepaardgaan met

dood. Om die guns van Kamos, hul afgod, te verkry moes hulle hul kinders as brandoffers aanbied. Om haar rug te draai op Kamos, het Rut weggedraai van die dood. Deur haar ommekeer na Yahweh, het sy teruggekeer na die lewe. Sy het selfs so ver gegaan om by God se naam te sweer dat sy bedoel wat sy sê. Sy het dit gedoen met oorgawe. Sy het vas besluit om die enige ware God te volg en het haarself aan hom verbind.

Nou kan ons sê dat sy besluit het om die enige ware God te volg. Hier sien ons die soewereine genade wat Hy in haar hart gewerk het. Sy het hierdie dinge gesê omdat God in haar lewe en in haar hart gewerk het. Sy het haarself oorgegee om Yahwe te volg. Dit was'n daad van geloof. Waar kom hierdie geloof vandaan? Efese 2:8 beantwoord hierdie vraag, "Want uit genade is julle gered, deur die geloof, en dit nie uit julleself nie: dit is die gawe van God;" Dit is die belangrik om dit so te sien. Dit gaan nie oor Rut, die wonderlike vrou, wat vir Naomi omgee omdat sy so goeie hart het nie. Die hoofsaak hier is die gawe van God. Dit is die soewereine God wat 'n Moabietiese vrou genadiglik terugbring van dood na lewe. Hy het Rut gebring na Sy mense om met hulle te lewe. In sy soewereine genade het God Rut van die breë pad na die dood weggeneem en haar oor die middelmannetjie (die antitese) gebring, haar omgedraai en haar op die smal pad na lewe gesit. God het haar genadiglik as een van sy kinders aangeneem. Deur hierdie kind, gered uit louter genade, sou Hy werk om sy Seun in die wereld te bring. Hy het Rut gebruik, ons genadige God, om lewe te bring vir vele. Hy het die weg voorberei sodat Naomi se sondes vergewe sal word. Hy het ook die weg voorberei waardeur Rut se sondes ook vergewe sal word. Rut was ook 'n sondaar wat verlossing nodig gehad het. Hy het 'n manier gebring vir jou, sodat jou sondes ook vergewe kan word, elkeen daar van. Vergewe deur Christus!

Aan die einde van die vorige preek oor Rut, het ek genoem dat daar 'n glinstering is van lewe. 3 Weduwees het nog gelewe. Nou sien ons daar is nie net fisiese lewe nie, maar daar is ook geestelike lewe. Rut se dooie bene is verander in 'n lewende wese deur die Gees van God.'n Vrou wat dood was as gevolg van haar sondes is nou lewendig in haar geloof in God. Sy is in 'n verbondsverhouding met Hom geplaas, en sy is op pad na die Beloofde Land. Sy het omgedraai na haar God en Saligmaker. God het dit alles laat gebeur, hy het dit in sy soewereine genade gedoen. Geliefdes, dink daaroor, Rut is vandag in die hemel, besig om God te loof wat haar so genadiglik gered het. Sy is deel van die groot wolk van getuienes wat voor ons gesterf het. Sy prys Hom vir wat Hy vir haar gedoen het en deur haar gedoen het. Ons moet dieselfde doen, ons moet Hom prys en Hom liefhê, vir die feit dat Hy ons bevry het van die dood. En onthou, dit gebeur nie deur ons eie werke nie, maar dis suiwer uit genade alleen. Deur genade alleen, het God ons ook weggedraai van die dood na lewe, van droë dooie bene na glorie. AMEN.